# Vol vertroue, vas en veilig

502

Vol ver - trou - e, vas en vei - lig,

bou ek op die Heer my hoop.

Hy is ko - ning wat, al - mag - tig,

heers oor voor - spoed en oor nood:

Hy het my steeds ge - lei;

dank - baar wil ek dit be - ly.

2

Sou ons werklik ons vertroue
aan verganklikheid verpand;
toekomsdrome, strewe, wense,
bou op fondament van sand?
Wat bestaan, sal vergaan;
God se Woord bly ewig staan.



3

God wat ryk is in genade
géé, al het ons niks verdien.
Ons kan ook in pyn en skade
nog sy sorg en liefde sien.
Hy behou my en jou -
vas kan ons op Hom vertrou.

4

U bestuur sekuur en magtig
die onmeetlike heelal.
Nooit laat U wat U begin het,
uit u skepperhande val.
U, o Heer, U regeer -
aan U alle lof en eer.

5

Dankie dat u Seun, o Vader,
God is, en ook ware mens;
dankie dat u Gees genadig
hoop laat vlam oor tyd en grens.
U is trou; U behou;
wat ons glo, sal ons aanskou!